# PSALM 132

Dink, Heer, aan Da - wid, dink daar - aan:

Hy het so bai - e deur - ge - staan,

hy het voor U 'n eed ge - sweer

ter wil - le van u Naam en eer:

132

2.

"Geen slaap of sluimer gun ek my

voor ek 'n plek vir Hom berei,

'n woning, 'n verblyf vir Hom,

eers dan sal ek tot rus kan kom."

3.

Die ark, gehaal bo uit Jaär -

ons sal dit in Gods huis bewaar.

Kom laat ons waar die Here woon

aanbiddend neerbuig voor sy troon.

4.

Trek op na waar u rusplek wag;

neem saam die ark, Heer, van u krag.

Heer, laat u priesters triomfeer,

u troue dienaars jubileer.

5.

Verstoot nie u gesalfde, Heer,

ter wille van u eed gesweer.

Ek weet U sal U wel getrou

aan u verbond met Dawid hou:

6.

"Jou ei - e seun, jou ei - e kind,

voer na jou ko - ning - skap be - wind.

Jou na - ge - slag sal bly re - geer,

as hul - le hou by wat Ek leer."

7.

'n Huis is Sion vir die Heer.

Hy het dit self verordineer:

"Ek seën hom, Ek sorg vir hom,

Ek sien ook na sy armes om."

8.

"Sy priesters sal daar triomfeer,

my troue dienaars jubileer.

Daar vestig Ek sy koninkryk,

die vyand sal ontkrag toekyk."